SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 13 SEPTEMBER 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE WOENSDAG 80 M KLUB NAELLOOP OP 16 SEPTEMBER

YOTA AANLYN OP 24 SEPTEMBER

en

DIE VOORLOPIGE UITSLAE VAN DIE SARL HF GG KOMPETISIE

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

DIE WOENSDAG 80 M KLUB NAELLOOP OP 16 SEPTEMBER

Die vyfde skof van die Woensdag 80 m Klub Naelloop is vanaf 17:00 tot 18:00 UTC op 16 September op die lug met GG en foon aktiwiteit en probeer om soveel as moontlik ruitblokke te werk. Die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en jou 4 karakter ruitblok. Jy verdien 2 punte per QSO en 2 punte vir elke nuwe ruitblok gewerk. Dien jou logstaat in teen 23:59 SAT op Sondag 20 September per e-pos na zs4bfn@mweb.co.za en maak seker dat jou roepsein in die logstaat lêer naam is.

VOORBEREIDINGS GAAN VOORT VIR WÊRELD RADIOKOMMUNIKASIE KONFERENSIE 2023

Terwyl voorbereidings vir die Wêreld Radiokommunikasie Konferensie 2023 (WRC-23) voortduur, gaan die Internasionale Amateur Radio-unie voort met die pogings om toekennings vir amateur- en amateur-satelliete te beskerm. Die internasionale konferensies, geborg deur die Internasionale Telekommunikasie Unie (ITU), vind gewoonlik elke 4 jaar plaas. Die IARU het deelgeneem aan die eerste aanlynbyeenkoms van Projek Span A (PTA) van die WRC-23 CEPT Konferensie Voorbereidende Groep (CPG) en hierdie week berig dat "n goeie begin gemaak is met items van belang vir die amateur- en amateur-satelliet dienste."

Agendapunt 1.12 handel oor studies wat voortspruit uit WRC-19 wat nou aan die gang is om 'n nuwe sekondêre toewysing aan die Aarde Verkenning Satelliet (aktief) Diens (EESS aktief) vir ruimte radar sensors tussen 40 - 50 MHz te

oorweeg, met inagneming van die beskerming van gevestigde dienste (insluitend in aangrensende bande), wat 6 meter sal insluit. 'n Handjievol lande het ook sekondêre amateur bande toegeken in die omgewing van 40 MHz.

Die WRC-19 Resolusie (Res. 656), wat die studies gelas het, het opgemerk dat ruimte-aktiewe RF-sensors unieke inligting oor die fisiese eienskappe van die Aarde kan bied en dat ruimte-aktiewe afstand waarneming spesifieke frekwensie reekse benodig, afhangende van die fisiese verskynsels waargeneem moet word. Ruimte radars is bedoel om slegs in onbewoonde of yl bevolkte gebiede te werk, met spesifieke fokus op woestyne en ysvelde tussen 03:00 en 06:00 plaaslike tyd.

Agendapunt 1.14 spreek die Aarde Verkenning Satelliet (passiewe) Diens (EESS passief) in die bestek 231,5 - 250 GHz aan. Die amateur- en amateur-satelliet dienste het 'n primêre toekenning van 248 - 250 GHz en 'n sekondêre toekenning van 241 - 248 GHz.

Agendapunt 9.1 sal die verslag van die direkteur van die ITU Radio Kommunikasie Buro oor sy werksaamhede sedert WRC-19 oorweeg en goedkeur. Dit sluit 'n oorsig in van die toewysing van die Amateur Diens en die Amateur Satelliet Diens in die frekwensieband 1,240 – 1,300 MHz om vas te stel of addisionele maatreëls nodig is om die beskerming van die radio navigasie satelliet diens (ruimte-na-aarde) diens (RNSS) te verseker in dieselfde band. Die 1,240 – 1,300 MHz-band word wêreldwyd op sekondêre basis aan die Amateur Diens toegeken en die Amateur Satelliet Diens (aarde-na-ruimte) kan in die band 1,260 – 1,270 MHz funksioneer. Die grootste kommer is die moontlikheid van inmenging met die Galileo Wêreldwye Navigasie

Satellietstelsel (GPS) in ITU-streek 1 (Europa, die Midde-Ooste en Afrika).

TWEE KOMPETISIES OP 19 EN 20 SEPTEMBER

Die Afrika Alle Modus Internasionale DX kompetisie is Afrika wat die wêreld werk en duur vanaf 12:00 UTC op Saterdag 19 September met GG, foon en RTD aktiwiteit op 80 tot 10 meter tot 12:00 UTC op Sondag 20 September. Die uitruiling is 'n RS of RST-verslag en 'n reeksnommer vanaf 001. Jy kan uit 18 klasse van deelname kies. Jou Cabrillo-logstaat moet teen Maandag 5 Oktober ingedien word by contest@sarl.org.za.

Die tweede skof van die SARL BHF/UHF Digitale kompetisie duur van 10:00 UTC op Saterdag 19 September tot 10:00 UTC op Sondag 20 September met digitale aktiwiteite op 6, 4 en 2 meter, 70 en 23 sentimeter en hoër. Die uitruiling is 'n RSQ-verslag en 'n ses karakter ruit verwysing. Dien jou logstaat voor Maandag 12 Oktober per e-pos in na contest@sarl.org.za.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

YOTA AANLYN SESSIE 5 "DESEMBER YOTA MAAND"

Is jy gereed vir ons komende YOTA Aanlyn sessie? Stel 'n alarm vir 18:00 UTC (20:00 SAT) op Donderdag 24 September 2020 - Erfenisdag. In hierdie nuutste episode bied die span die hoofonderwerp "Desember YOTA-maand" aan ter

voorbereiding van die komende geleentheid wat binne minder as drie maande gehou word. Ons sal ook 'n prystrekking hê nadat jy ons nuwe raaisel regstreeks op die program opgelos het. Besoek die SARL Jeug Facebook-bladsy vir al die inligting oor Sessie 5.

SOTA AKTIWITEIT DAE

Op Saterdag 19 September is verskillende Europese SOTA-groepe op die lug vir die Europese SOTA-dag met foon, GG en digitale aktiwiteite op verskillende bande.

Die Lente ZS SOTA Aktiwiteitsdag vind plaas van 00:00 tot 23:59 UTC op Donderdag 24 September - Erfenisdag met aktiwiteite op alle bande en modusse. Die uitruiling is 'n RS, RST of RSQ verslag en die SOTA-verwysing. Kry al die inligting op bladsy 67 van die 2020 Blouboek.

DIE VOORLOPIGE UITSLAE VAN DIE SARL HF GG KOMPETISIE

Die Kompetisie komitee het 13 logstate ontvang vir die HF GG kompetisie wat op 30 Augustus gehou is.

1ste Ulrich Ann, ZR2A - 69 punte

2de Donovan van Loggerenberg, ZS2DL - 67 punte

3de Barry Nugent, ZS2NF - 63 punte

Die hoogste telling op 'n enkele band - Ulrich Ann, ZR2A - 39 punte op 40 meter

Die klub kompetisie

1ste PEARS - 276 punte

2de die Pretoria ARK - 57 punte

3de die Bloemfontein ARK - 53 punte

Die gekombineerde uitslae van die SARL HF Kompetisies

1ste Jan Botha, ZS4JAN - 399 punte

2de Barry Nugent, ZS2NF - 164 punte

3de Hans Kappetijn, ZS6KR - 138 punte

4de Theunis Potgieter, ZS2EC - 108 punte

Die Klub kompetisie

1ste die Port Elizabeth ARV - 725 punte

2de die Bloemfontein ARK - 399 punte

3de die Wesrand ARK - 380 punte

Al die uitslae is in HF Happenings 916 gepubliseer.

ZULULAND AMATEURRADIOKLUB AJV

Tydens die Virtuele Algemene Jaarvergadering van die Zululand Amateurradioklub, wat op Sondag 6 September gehou is, is die volgende lede tot die komitee verkies.

Voorsitter: Jan Erasmus, ZS5G

Onder Voorsitter: Andre Rheder, ZS5AW

Tesourier: Willie Axford, ZS5WI

Sekretaris: Derick Moo,r ZS5FH

Nuusbrief Redakteur: Jo Snyders, ZS5PO

Ons wens hulle sterkte toe gedurende hul termyn van diens en bedank die uittredende lede vir hul harde werk gedurende hul termyn van diens.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan bly. Tans is daar nie sonvlekke sigbaar nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral met sonsopkoms en sonsondergang goeie DX openinge op die 15 tot 40 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

15 September – die Highway ARK Klub Vergadering

16 September – die SARL 80 m Woensdag Klub Kompetisie

19 September – die Europese SOTA Dag

19 and 20 September – die SARL BHF/UHF Digitale Kompetisie en die Alle Afrika DX Kompetisie

24 September – YOTA Aanlyn en die ZS SOTA Dag op Erfenisdag

26 and 27 September – die CQ WW RTD Kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die vyfde skof van die Woensdag 80 m Klub Naelloop is vanaf 17:00 tot 18:00 UTC op 16 September op die lug met GG en foon aktiwiteit en probeer om soveel as moontlik ruitblokke te werk.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ....................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.